VERORDENING OP WETSTOEPASSING, 2012
**Verordening No. 22, 2012**

# VERORDENING

**Om voorsiening te maak vir die voorkoming van misdaad in die //Khara Hais munisipaliteit; en vir aangeleenthede wat daarmee in verband staan.**

---

**DAAR WORD BEPAAL** deur die //Khara Hais munisipaliteit, soos volg:-

**Woordomskrywing**

1. In hierdie Verordening, tensy uit die samehang anders blyk, beteken -

"**motorwag**" 'n persoon wat aan 'n ander persoon op 'n openbare plek of op 'n plek wat gewoonlik deur die publiek of enige deel daarvan gebruik word, ooreenkomstig 'n reëling met so 'n ander persoon, teen vergoeding homself of haarself beskikbaar stel vir die beskerming van voertuie, en het "**motorwagorganisasie**" 'n ooreenstemmende betekenis;

"**Munisipaliteit**" die //Khara Hais munisipaliteit;

"**openbare eiendom**" ook 'n brug, gebou, struktuur of vaste aanhegting wat deel uitmaak van 'n openbare plek of wat in, op of by 'n openbare plek voorkom of wat regtens openbare eiendom is;

"**openbare plek**" ook grond, 'n park of oop ruimte, pad, straat, nagstraat of deurgang, brug, gebou of struktuur wat gewoonlik deur die publiek gebruik word, wat die eiendom van die Munisipaliteit is, of waarvan die beheer, tot die volle uitsluiting van die eienaar in die Munisipaliteit gevestig is, of waartoe die inwoners van die Munisipaliteit 'n gemeenskaplike reg of toegang het;

"**straat**" ook 'n sypaadjie; en

"**wetstoepassingsbeampte**" iemand wat by of kragtens die een of ander wet gemagtig word om 'n verordening van die Munisipaliteit te polisieër of toe te pas.

**Toepassing**

2. **Hierdie verordenig vind aanwending of is van toepassing op die totale jurisdiksie gebied van die munisipaliteit.**

**Beskadiging van openbare eiendom verbode**

3. Niemand mag openbare eiendom verwyder, beskadig, ontsier, verberg of daarmee peuter nie.

**Oppervlakte van strate mag nie geskend word nie**

4. Behalwe in die uitvoering van sy of haar ampspligte, mag niemand die oppervlakte van 'n straat merk, verf of op enige manier ontsier nie.

**Vertoon van uithangborde, plakkate en baniere beheer**

5. (1) Niemand mag -

(a) in, op of by 'n openbare plek; of

(b) op so 'n manier dat dit geredelik sigbaar is van 'n openbare plek,

'n uithangbord, plakkaat of banier wat onwelvoeglik, aanstootlik of onkuis is vertoon nie.

(2) Behalwe met die voorafverkreë skriftelike toestemming van die Munisipaliteit en ooreenkomstig die voorwaardes deur die Munisipaliteit bepaal, mag niemand -

(a) op 'n openbare plek; of

(b) op private eiendom (uitgesonderd private eiendom wat gesoneer is vir besigheidsverwante doeleindes of industrieëlverwante doeleindes by of kragtens die een of ander wet, gidsplan, dorpsaanlegskema of titelakte) op so 'n manier dat dit geredelik sigbaar is van 'n openbare plek,

adverteer deur die vertoon van 'n uithangbord, plakkaat of banier nie.

**Aanbring van straatnommers**

6. Die eienaar of okkupant van 'n beboude perseel moet die straatnommer deur die Munisipaliteit aan die perseel toegesê op 'n opvallende plek wat na die betrokke straat front aanbring, op so 'n manier dat dit geredelik leesbaar is van die straat.

**Beskadiging van straatname en straatnommers verbode**

7. Niemand mag -

(a) 'n bord waarop 'n straatnaam vertoon word;

(b) 'n straatnommer beoog in artikel 5; of

(c) 'n uithangbord deur die Munisipaliteit gemagtig of opgerig,

beskadig, ontsier, verwyder of onleesbaar maak nie.

**Beheer van bedel op of vanaf openbare plekke**

8. (1) Behalwe met die voorafverkreë skriftelike toestemming van die Munisipaliteit en ooreenkomstig die voorwaardes deur die Munisipaliteit bepaal, mag niemand –

(a) in of vanaf 'n openbare plek bedel of aalmoese insamel nie;

(b) van deur tot deur bedel of aalmoese insamel nie.

(2) Voorwaardes in subartikel (1) beoog moet -

(a) afbakening van die gebied waarbinne die persoon mag bedel of aalmoese insamel;

(b) tye waartydens die persoon mag bedel of aalmoese insamel;

(c) plekke waar die persoon nie mag bedel of aalmoese insamel nie; en

(d) die tydperk (wat nie langer as een jaar mag wees nie) waarvoor die toestemming verleen word, insluit, maar is nie daartoe beperk nie.

(3) Iemand wat bedel of aalmoese insamel ooreenkomstig 'n geskrewe toestemming in subartikel (1) beoog, moet die toestemming in sy of haar besit hê en dit op versoek toon aan -

(a) iemand wat deur daardie persoon genader word;

(b) enigiemand met 'n klaarblyklike belang in sy of haar optrede; of

(c) 'n wetstoepassingsbeampte.

**Beheer oor motorwagte**

9. (1) Niemand tree as 'n motorwag op nie tensy –

(a) hy of sy geregistreer is as 'n sekuriteitsdiensverskaffer ingevolge die Wet op die Regulering van die Private Sekuriteitsbedryf, 2001 (Wet No. 56 van 2001); en

(b) hy of sy in diens is van 'n motorwagorganisasie en in die uitvoering van sy of haar pligte en onder die beheer van daardie organisasie optree.

(2) 'n Motorwagorganisasie lewer nie 'n motorwagdiens nie tensy die organisasie -

(a) vooraf die skriftelike toestemming van die Munisipaliteit verkry het en optree ooreenkomstig die voorwaardes in die toestemming aangedui;

(b) 'n "sekuriteitsbesigheid" is soos omskryf in die Wet op die Regulering van die Private Sekuriteitsbedryf, 2001 en voldoen aan die bepalings van artikel 20(2) van die Wet;

(c) toesien dat enige van sy werknemers wat diens as 'n motorwag lewer -

(i) te alle tye behoorlik geregistreer is as 'n sekuriteitsdiensverskaffer ingevolge die Wet op die Regulering van die Private Sekuriteitsbedryf, 2001; en

(ii) voldoen aan die bepalings van die gedragskode vir sekuriteitsdiensverskaffers bedoel in artikel 28 van die Wet op die Regulering van die Private Sekuriteitsbedryf, 2001.

(3) Voorwaardes in subartikel (2)(a) beoog moet -

(a) afbakening van die gebied waarbinne die motorwagorganisasie 'n motorwagdiens mag lewer;

(b) tye waartydens die motorwagorganisasie 'n motorwagdiens mag lewer;

(c) plekke waar die motorwagorganisasie nie 'n motorwagdiens mag lewer nie; en

(d) die tydperk (wat nie langer as een jaar mag wees nie) waarvoor die toestemming verleen word,

insluit, maar is nie daartoe beperk nie.

**Verbode handelinge met betrekking tot openbare plekke**

10. (1) Niemand mag in, op of by 'n openbare plek enige voorwerp of stof -

(a) wat die sindelikheid van die openbare plek mag belemmer; of

(b) wat 'n steurnis of gevaar vir enige mens, dier of voertuig wat die openbare plek gebruik mag veroorsaak,

agterlaat, mors, laat val of neersit nie.

(2) Niemand mag in, op of by 'n openbare plek spoeg, urineer of ontlas nie.

(3) Niemand mag in, op of by 'n openbare plek dronk wees nie.

**Inaseming, verskaffing of wegdoening van sekere stowwe verbode**

11. (1) Behoudens die Wet op Dwelmmiddels en Dwelmsmokkelary, 1992 (Wet No. 140 van 1992), mag niemand die dampe van gom, 'n hegmiddel of vlugtige stof wat 'n bedwelmende of hallusinerende uitwerking het, inasem nie.

(2) Niemand doen weg met die houer van 'n stof in subartikel (1) bedoel -

(a) deur middel van die munisipale vullisverwyderingstelsel nie; of

(b) deur dit in, op of by 'n openbare plek te los nie.

(3) Behoudens die Wet op Dwelmmiddels en Dwelmsmokkelary, 1992, verskaf niemand, teen betaling of andersins, 'n stof in subartikel (1) bedoel aan enigiemand indien dit redelikerwys duidelik is dat die stof verkry word met die doel om daardie subartikel te oortree nie.

**Storting van vullis, agterlaat of ophoping van sekere voorwerpe of stowwe in openbare plekke verbode**

12. (1) Niemand stort, vergaar, of laat enige tuinvullis, motorwrak of onderdeel, bourommel, vullis of ander afval agter -

(a) in, op of by 'n openbare plek nie;

(b) behalwe op 'n plek deur die Munisipaliteit vir storting toegewys nie.

(2) Behalwe met die voorafverkreë skriftelike toestemming van die Munisipaliteit en ooreenkomstig enige voorwaarde deur die Munisipaliteit bepaal, plaas niemand, of laat toe dat iemand 'n voorwerp of stof in subartikel (1) bedoel vanaf 'n perseel waarvan die persoon die eienaar of okkupeerder is in, op of by 'n openbare plek plaas nie.

**Verbode handelinge met betrekking tot bome in openbare plekke**

13. (1) Niemand mag –

(a) 'n boom in 'n openbare plek breek of beskadig nie; of

(b) so 'n boom merk of verf nie.

(2) Behalwe met die voorafverkreë skriftelike toestemming van die Munisipaliteit, mag niemand -

(a) 'n advertensie op 'n boom in 'n openbare plek vertoon nie;

(b) 'n boom in 'n openbare plek afknot, top, snoei, afsaag of verwyder nie.

**Vergader of versperring van strate verbode**

14. Behoudens die Wet op die Reëling van Byeenkomste, 1993 (Wet No. 205 van 1993), mag niemand op só 'n manier in 'n straat vergader, sit, lê of stap, dat 'n versperring van die verkeer veroorsaak word of dat enigiemand anders wat die straat gebruik gestamp of verontrief word nie.

**Verbodsbepalings met betrekking tot plekke van aanbidding**

15. (1) Niemand mag onmiddellik voor, gedurende of na die samekoms, sonder goeie rede, in die onmiddellike nabyheid van 'n plek van aanbidding draal nie.

(2) Niemand mag 'n lidmaat van 'n godsdienstige groep wat 'n samekoms bywoon of wat op pad is na of vertrek vanaf 'n plek van aanbidding treiter, hinder of vertraag nie.

**Oorlas verbode**

16. (1) Niemand mag in, op of by 'n openbare plek -

(a) onwelvoeglike, aanstootlike of onkuise taal gebruik nie.

(b) rommel of vullis aan die brand steek of verbrand nie;

(c) enigiets wat 'n aanstootlike rook afgee verbrand nie;

(d) 'n aanstootlike reuk veroorsaak nie;

(e) baklei, iemand met geweld dreig of ander mense versteur deur te skree of te argumenteer nie;

(f) buitensporige geraas veroorsaak deur -

(i) te sing nie;

(ii) musiekinstrumente te bespeel nie;

(iii) 'n engin te laat loop nie;

(iv) die gebruik van 'n luidspreker, radio, televisie of soortgelyke toestel nie; of

(v) dit op enige ander manier te maak nie.

(2) Niemand mag in, op of by 'n privaat perseel of privaat reserwes –

(a) rommel of vullis aan die brand steek of verbrand nie;

(b) enigiets wat 'n aanstootlike rook afgee verbrand nie;

(c) 'n aanstootlike reuk veroorsaak nie;

(d) buitensporige geraas veroorsaak deur –

(i) te sing nie; of

(ii) 'n musiekinstrument, radio of soortgelyke toestel uitermate hard of op sò 'n manier te speel dat dit wesenlike inbreuk op die gewone gemak, gerief, vrede of stilte van mense in die omgewing maak nie.

**Rusverstoring verbode**

17. (1) Niemand mag die rus in 'n woongebied versteur deur buitensporige geraas te maak of deur luidrugtig te baklei, te skree of te argumenteer nie.

(2) Behalwe met die voorafverkreë skriftelike toestemming van die Munisipaliteit en ooreenkomstig enige voorwaarde wat die Munisipaliteit mag bepaal, mag niemand 'n klapper of enige ander vuurwerk wat 'n harde geraas maak afvuur nie.

(3) Die bepalings van subartikel (1) word nie sò uitgelê dat dit geraas afkomstig van 'n *bona fide* kulturele- of godsdienstige saamtrek verbied nie.

**Beheer van adverteer met klankversterkers**

18. Behalwe met die voorafverkreë skriftelike toestemming van die Munisipaliteit en ooreenkomstig enige voorwaarde wat die Munisipaliteit mag bepaal, mag niemand deur die gebruik van 'n klankversterker op 'n besigheidsperseel en op 'n manier dat dit van 'n openbare plek gehoor kan word -

(a) musiek speel nie; of

(b) 'n mikrofoon of opname gebruik om enige lid van die publiek uit te nooi om die perseel binne te gaan of daar besigheid te doen nie.

**Beheer oor werk bedel**

19. Behalwe in 'n gebied deur die Munisipaliteit toegewys en gedurende tye deur die Munisipaliteit bepaal, mag niemand in of vanaf 'n openbare plek -

(a) werk bedel nie; of

(b) op enige manier aan 'n lid van die publiek sy of haar bereidwilligheid om teen vergoeding werk te doen of 'n taak te verrig te kenne gee nie.

**Beheer oor vertoon van onwelvoeglike beeldmateriaal**

20. (1) Uitgesonderd in 'n aparte private lokaal, waartoe toegang alleen verkry kan word deur 'n deur waarop duidelik in drukskrif die woorde "Toegang slegs vir persone van 18 jaar en ouer" aangebring is en wat geleë is binne die betrokke sakeperseel, stal niemand wat sake doen in –

(a) die verkoop, verhuring of vertoning van films; of

(b) die verkoop van publikasies,

'n film of publikasie uit waarvan die houer of buiteblad, na gelang van die geval, 'n tekening, prent, illustrasie, skildery, foto, beeld of kombinasie daarvan bevat wat seksuele gedrag uitbeeld nie.

(2) Vir die doeleindes van subartikel (1) beteken –

**"film"** –

(a) enige reeks visuele beelde wat op enige stof, hetsy 'n film, magnetiese band, skyf of ander materiaal, opgeneem is op so

'n wyse dat daardie beelde deur gebruikmaking van daardie stof as 'n bewegende prent gesien kan word;

(b) die klankbaan verbonde aan en 'n vertoonde illustrasie wat betrekking het op 'n film soos in paragraaf (a) omskryf;

(c) 'n prent wat bestem is om deur middel van 'n meganiese, elektroniese of enige ander toestel vertoon te word;

**"publikasie"** –

(a) 'n koerant, boek, tydskrif, pamflet, aanplakbiljet of ander drukwerk;

(b) 'n geskrif of tikwerk wat op enige wyse gedupliseer is;

(c) 'n tekening, prent, illustrasie of skildery;

(d) 'n afdruk, foto, gravure of litografie;

(e) 'n plaat, magnetiese band, klankbaan, behalwe 'n klankbaan verbonde aan 'n rolprent, of ander voorwerp waarin of waarop klank vir weergawe opgeneem is;

(f) rekenaarprogrammatuur wat nie 'n film is nie;

(g) die omslag of verpakking van 'n film;

(h) 'n afbeelding, kerfwerk, standbeeld of model;

(i) 'n boodskap of mededeling, met inbegrip van 'n visuele aanbieding wat op 'n verspreide netwerk geplaas word, waarby inbegrepe is, maar nie beperk is nie tot, die Internet; en

**"seksuele gedrag"** die vertoon van 'n geslagsorgaan, masturbasie, geslagsverkeer, wat anale geslagsverkeer insluit, die streling, of aanraking met enige voorwerp, van 'n geslagsorgaan, die penetrasie van 'n vagina of 'n anus met enige voorwerp, mondelinge genitale kontak, of mondelinge anale kontak.

(3) Die bepalings van subartikel (1) is nie van toepassing op iemand bedoel in artikel 24(1) van die Wet op Films en Publikasies, 1996 (Wet No. 65 van 1996), wat die houer is van 'n lisensie om die besigheid van volwasse persele te bedryf, terwyl so iemand op sodanige persele besigheid doen nie.

**Parkering van swaar voertuie, sleepwaens of karavane**

21. Niemand parkeer –

(a) 'n voertuig met 'n bruto massa van meer as 9000 kg, of 'n sleepwa met 'n bruto massa van meer as 1000 kg, vir langer as 2 uur; of

(b) 'n karavaan vir langer as 24 uur, in 'n straat nie.

**Verspreiding van strooibiljette gereguleer**

22. Behalwe met die voorafverkreë skriftelike toestemming van die Munisipaliteit, mag niemand –

(a) 'n strooibiljet of soortgelyke advertensiestuk in of op enige voertuig wat in 'n openbare plek geparkeer is plaas of laat plaas nie; of

(b) in of op 'n openbare plek aan enigiemand 'n strooibiljet of soortgelyke advertensiestuk uitdeel of laat uitdeel nie.

**Strafbepaling**

23. (1) Iemand wat 'n bepaling van hierdie Verordening of 'n vereiste of voorwaarde daarkragtens oortree of versuim om daaraan te voldoen, is aan 'n misdryf skuldig.

(2) Iemand wat skuldig bevind word aan 'n misdryf ingevolge subartikel (1) is strafbaar met 'n boete of met gevangenisstraf van hoogstens een jaar, of met beide 'n boete en met daardie gevangenisstraf.

**Kort titel**

24. Hierdie Verordening heet die Verordening op Wetstoepassing, 2012.